# PSALM 108

Ek voel weer vei - lig by U, Heer;
ek wil 'n lied sing tot u eer;
my blydskap, He - re, wil ek vier
met mooi mu - siek van harp en lier.

2.

Die rooidag wil ek wakker maak

wanneer ek soggens vroeg ontwaak.

U trou wat reik tot in die wolk

besing ek onder elke volk.

3.

Verhef u eer oneindig hoog,

ver hoër as die hemelboog.

Oor alles, Heer, voer U gesag;

toon dan die grootheid van u mag.

4.

Dit is die antwoord van die Heer:

"Ek sal oor Sigem triomfeer,

Ek gee dit aan my volk as buit;

die Sukkotlaagte deel Ek uit."

5.
"Manasse en Efraim, albei,

en Gilead behoort aan My,

oor Juda heers Ek koninklik,

oor Moab sal Ek ook beskik."

6.
"My juigkreet word ook uitgedra

oor Edom en Filistea,

oor elke streek waar Ek regeer

en as oorwinnaar triomfeer."

7.

Wie sal ons Edom toe kan vat

en lei na sy versterkte stad?

Gaan U ons langer, Heer, verstoot,

alleen laat uittrek in ons nood?

8.

Die mens se hulp is ydelheid;

staan by ons, Here, in die stryd.

Ons steun op God se heerserskap.

Hy sal die vyand self vertrap.